SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 26 APRIL 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radio liga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radio liga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

ELEKTRONIESE STEMMING VIR DIE 2020 SARL AJV

AMSAT SA VOER SUKSESVOL OP DIE LUG TOETS UIT MET AFRICUBE

en

DIE MEI RADIO ZS

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin die nuus met nuus van twee stil sleutels:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Allan Bent, ZS1BBR (ex ZS2BBR) op 10 April 2020 stil geword het, hy 90 jaar oud was.

Ons betuig ons innige meegevoel aan sy familie en vriende.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Brian Utterson, ZS6AE op Woensdag 22 April 2020, 4 dae voor sy 80ste verjaardag stil geword het. Brian was 'n baie entoesiastiese Radio Amateur en was 'n stigterslid en lewenslid van die Zululand Amateur radio klub. Hy is later na Gauteng, waar hy 'n lid van die Sandton Amateur radio klub was, gevestig. Hy het 'n ywerige belangstelling in die Hammies Amateur radio klub geneem en dikwels die jongmense na sy huis genooi om deel te neem aan die Hammies Naelloop en QRP kompetisies.

Ons betuig ons innige meegevoel aan sy familie en vriende.

POUSE

ELEKTRONIESE STEMMING VIR DIE 2020 SARL AJV

Na aanleiding van die verklaring van 'n Noodtoestand vir die Corona virus pandemie en die regulasies uitgereik deur die Regering, het die SARL Raad die besluit geneem om die 2020 SARL Nasionale Konvensie tot Augustus uit te stel. Maar die Liga moet voortgaan om te funksioneer en daar is sekere aspekte wat nie kan wag tot die AJV in vir Augustus geskeduleer is nie.

Daarom, tydens sy vergadering op 21 April 2020, het die Raad die gebruik van die elektroniese stem stelsel goedgekeur om goedkeuring van die volgende items te soek:

Mosie 1 - om die ongeouditeerde tussentydse rekeninge van inkomste en uitgawes en balansstaat soos op 31$^{ste}$ Desember te ontvang en te oorweeg. (Reël 11.2.5)

Mosie 2 - om 'n begroting vir die daaropvolgende jaar te ontvang. (Reël 11.2.6)

Mosie 3 - om die subskripsies vir die volgende jaar aan te neem. (Reël 11.2.9)

Mosie 4 - om 'n ouditeur vir die daaropvolgende jaar te kies. (Reël 11.2.8)

Die SARL Elektroniese Stem stelsel is beskikbaar vir die goedkeuring van vier mosies deur die Raad vanaf 00:01 SAT op Maandag 27 April 2020 tot 23:59 SAT op Woensdag 6 Mei 2020. Die stem stelsel is beskikbaar by die volgende adres www.sarl.org.za/Web3/ElectronicVoting/.

Jy kan die Mosies te eniger tyd van die bostaande bladsy aflaai. Die stem stelsel self sal eers vanaf 00:01 op die begin datum hierbo aktief wees en sal om 23:59 op die eind datum gesluit wees. Let daarop dat jy slegs toegang tot hierdie stelsel sal hê as jy 'n opbetaalde lid is van die SARL met stemregte ingevolge die Grondwet. Stuur asseblief enige kommentaar of navrae na secretary@sarl.org.za

RAE REGISTRASIE VERLENG TOT 31 MEI 2020

Noel Hammond, ZR6DX, die RAE-bestuurder het SARL Nuus in kennis gestel dat die sluitingsdatum vir registrasie vir die Junie RAE verleng is tot Saterdag 31 Mei 2020.

PLAASLIKE KOMPETISIES IN DIE KOMENDE WEEK

Neem asseblief kennis dat die Inperkings Regulasies 'n uitwerking op sekere buitelug aktiwiteite kan hê.

Die ZS SOTA Aktiwiteits dag is 'n lekker geleentheid om radio amateurs aan te moedig om deel te neem aan die Summits on the Air (SOTA)-program. Die QSO-geselligheid is oop vir alle radio amateurs. Die eerste ZS SOTA Aktiwiteits dag word van 00:00 tot 23:59 UTC op Vrydag 1 Mei 2020 geskeduleer. Radio aktiwiteit vind plaas op alle bande en modusse en die uitruil is 'n RS- of RST-verslag en die SOTA-verwysing. Laai jou SOTA-log so gou as moontlik na die QSO-geselligheid op na die SOTA-databasis. Die punte vir die QSO- geselligheid word deur die ZS SOTA-bestuurspan bereken uit die logboeke wat in die SOTA-databasis opgeneem is.

Die Antieke Draadloos Vereniging Buis QSO geselligheid is 'n foon alleen kompetisie op 40 en 80 meter met AM en ESB. Die QSO- geselligheid vind oor twee sessies plaas. Die AM QSO- geselligheid duur van 13:00 tot 17:00 UTC op Saterdag 2 Mei en die ESB QSO- geselligheid van 13:00 tot 17:00 UTC op Sondag 3 Mei. Jou log staat moet teen Maandag 18 Mei 2020 ingedien word by andyzs6ady@vodamail.co.za. Die reëls vir beide kompetisies is in die 2020 Blouboek.

Jy luister na   nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radio liga

AMSAT SA VOER SUKSESVOL OP DIE LUG TOETS UIT MET AFRICUBE

Hannes Coetzee, ZS6BZP en Pierre Holzhausen, ZS6PJH het hierdie week 'n suksesvolle QSO op die lug uitgevoer deur die AfriCUBE digitale transponder. Die opskakel was op 70 cm en die afskakel op 2 m. Die eerste op die lug toetse is 'n paar week gelede uitgevoer tussen Hannes, ZS6BZP en Keith Laaks, ZS6TW, terwyl die klank goed was, het die transponder nie sensitiwiteit gehad nie.

Anton Janovsky, ZR6AIC, die argitek van die digitale transponder en Hannes het hul toetsing voortgesit en het Anton kode en instellings verander. Hy het met afstand beheer aan die transponder gekoppel om aan die transponder op die werkbank in Rooihuiskraal te werk. Daar is besluit om die baken tydelik te verwyder om die transponder te gebruik sonder dat 'n baken ook uitgestuur word. Meer oor die lug toetse is gedurende hierdie week tussen ZS6BZP en ZS6PJH uitgevoer en meer aanpassings is gedoen. Op 21 April stuur Hannes 'n WhatsApp-boodskap aan die AMSAT SA CubeSat Ontwikkeling span, "Vandag was die toetse met Pierre baie suksesvol." Al die pogings van Anton om die sensitiwiteit te verbeter, het gewerk. Pierre gebruik slegs 5 Watt. Terwyl die toetsing aan die gang was, het Anton aan die telemetrie-kant van AfriCUBE gewerk, wat volgende in die toets proses sal wees.

Sodra die inperking verby is sal Frik Wolff, ZS6FZ die antenna- en sonpaneel-ontplooiings meganisme bou en PC-borde kan vervaardig word om 'n belangrike koppelvlak bord te bou wat Fritz Sutherland, ZS6FSJ, ontwikkel het.

"Die transponder is 'n sagteware-radio-ontwerp wat, sover ons weet, in baie opsigte 'n nuwe benadering is," het Hannes in 'n onderhoud verlede week op Amateur Radio Today gesê. "Ons het geen handboeke om te raadpleeg nie; ons moes alles self doen, maar ek dink dit is waaroor amateur radio gaan, eksperimentering en self leer. Op baie maniere dra ons by tot die ontwikkeling van tegnologie-kapitaal."

DIE UITSLAE VAN DIE SARL BHF/UHF ANALOOG KOMPETISIE

Uit die 9 log state wat ingedien is, is bepaal dat 69 stasies aan die eerste been van die BHF/UHF Analoog-kompetisie deelgeneem het. Die algehele uitslae word hier gegee, in SARL-Nuus volgende Sondag word die ander uitslae gepubliseer.

1ste Carl Minne, ZS6CBQ - 207 000 punte

2de Koos Greyvenstein, ZS6KSG - 55 945 punte

3de Michael Folkey, ZR4MF - 42 359 punte

DIE MEI RADIO ZS

Die Mei 2020 uitgawe van Radio ZS sal beskikbaar wees vanaf Dinsdag 28 April. In hierdie uitgawe bespreek Louw, ZS6LME COVID-19 en Kontrakte, ons kyk na Spektrum Beskerming en leer meer oor AfriCUBE. Dit is vier artikels vir 'My Project' en ons kyk na 'n Slinky-antenna, 'n 5-element-antenne van 2 meter

en ’n RF AM-opwekker. Woody, ZS3WL vertel ons meer oor die geskiedenis van die Suid-Afrikaanse Mariteme Mobiele Weer Net en ons reis met ’n trein en bedryf QRP. Lees meer oor die 2020 Dag van die JD en ander JD-nuus in die YL.Beam kolom. En daar is meer!

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteit vlak laag gaan bly. Tans is daar geen sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensie voorspellings wil doen, kan ’n verwagte effektiewe sonvlek telling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

27 April - Vryheidsdag

1 Mei - Werkersdag en die ZS SOTA Aktiwiteitsdag

2 Mei – die AWA Buis AM QSO Geselligheid

3 Mei - die AWA Buis ESB QSO Geselligheid

5 en 6 Mei – die Eta Aquarids meteor stort

9 en 10 Mei – die SARL BHF/UHF Digitale kompetisie

10 Mei – Moedersdag

13 Mei – die POP Naelloop

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Na aanleiding van die verklaring van ’n Noodtoestand vir die Corona virus pandemie en die regulasies uitgereik deur die Regering, het die SARL Raad die besluit geneem om die 2020 SARL Nasionale Konvensie tot Augustus uit te stel. Die Liga moet voortgaan om te funksioneer en daar is sekere aspekte wat nie kan wag totdat die AJV in Augustus geskeduleer is nie.

Die SARL Elektroniese Stem stelsel is beskikbaar vir die goedkeuring van vier mosies deur die Raad vanaf 00:01 SAT op Maandag 27 April 2020 tot 23:59 SAT op Woensdag 6 Mei 2020. Die stem stelsel is beskikbaar by die volgende adres www.sarl.org.za/Web3/ElectronicVoting/.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radio liga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radio liga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today”. Daar is herleiding op 7,082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending by Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3,620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radio liga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ..........................................................

Van die nuus span, bly gesond, gehoorsaam die regulasies en die beste wense vir die week vorentoe.9A NUUS VIR SONDAG 08rd k ahead